# Skeppergod, U is die Heer

**474**



Skep-per-god, U is die Heer



wat die groot heel-al re - geer.



Chris-tus aan u reg - ter - hand



hou u han - de - werk in stand -



U deel aan ons ga - wes uit



om die bron-ne te ont - sluit.

2

U laat weerligflitse slaan,
U beveel die stormorkaan.
U beheer die arendvlug
en ook stralers in die lug.
Alles hou U in u hand
in die lug, op see en land.



3

Heer oor kuns en wetenskap,
U heers oor ons vakmanskap.
Heer oor chemie en musiek,
U eis orde, metodiek.
Leer ons alles só hanteer
dat ons U daardeur sal eer.

4

Heer van heerlikheid en eer
wat die groot heelal regeer,
U breek selfs die dood se mag -
Christus leef! Dis ewig dag.
U het sondaars losgekoop.
U is liefde, U gee hoop.